SUID AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 8 MEI 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in SuidAfrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons moet aankondig dat Tom Honiball, ZS5VK, op Donderdag 5 Mei oorlede is nadat sy gesondheid gedurende die laaste jaar of so baie agteruitgegaan het. Tom was 'n veelsydige mens, onder andere 'n privaatvlieënier, suksesvolle boer en die doyen van 'n groot amateurfamilie. Aan sy eggenote Francis, ZS5VL, en al hul familielede en baie vriende, ons innige meegevoel.

(POUSE).

In die nuus vandag:

SENTECH AMSATCON 2005 - MOENIE HIERDIE OPWINDENDE KONFERENSIE MISLOOP NIE

ROEP ZS6SRL VOLGENDE SATERDAG

FEDERALE AGENTE ARRESTEER BEWEERDE KALIFORNIESE STEURDER

VERSOEK AAN ALLE LEDE OM HUL E-POSADRESSE NA TE GAAN

HAMNETKOMMUNIKASIEOEFENING

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675 2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. U berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels, maar, gaan asb. veral syfers behoorlik na voordat u die berig instuur, die redakteur kan teksfoute geredelik regstel maar met syfers is dit nie so maklik nie.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

## SENTECH AMSATCON 2005 - MOENIE HIERDIE OPWINDENDE KONFERENSIE MISLOOP NIE

Daar is nog net 'n paar dae oor om te bespreek vir Sentech AMSATCON 2005. Die program maak voorsiening vir 'n verskeidenheid van belangstellings. Besoek SA AMSAT se webwerf www.amsatsa.org.za of stuur e-pos aan saamsat@intekom.co.za en versoek dat 'n program per e-pos of faks aan jou gestuur word. Jy mag ook op die dag arriveer maar sal meer moet betaal. Die laer tarief is geldig tot Woensdag wanneer die finale bywoningsyfer aan die voedselverskaffers verstrek moet word. Besprekings kan per e-pos of faks gedoen word maar betaling mag op die dag gedoen word. Daar sal 5 satelliethandboeke aan gelukkige deelnemers toegeken word.

Van die hoogtepunte wat in die program ingesluit is, is:

Die konferensie sal deur Dr. Bethuel Schlapelo, die Groepsdirekteur vir Voorposwetenskap van die Departement van Wetenskap en Tegnologie geopen word en die beleidsrede lewer.

Dave Long, ZS5FR, sal die geskiedenis van amateursatelliete skilder en hoe om met satellietkomunikasie te begin.

KLK sal onder die soeklig geplaas word en die Vuurpylvereniging sal wys hoe hulle met die BACAR-span kan saamwerk om interessante projekte hoog in die lug te lanseer.

Die AMSAT DL-sending na Mars sal bespreek word sowel as nuwe satelliete insluitende die nuutgelanseerde Indiese Hamsat.

Gerald Klatzko sal wys hoe 'n volgmeganisme vir 'n antenna gebou kan word en Prof. Alex Antonites sal ons op 'n soektog na nuwe beskawings baie duisende ligjare weg neem.

Die Algemene Jaarvergadering sal na die konferensie volg.

## ROEP ZS6SRL VOLGENDE SATERDAG

Met die van stapel sturing van die Nasionale Wetenskapweek 2005 word die hoogtepunt bereik van intense landswye beraadslagings en onderhandelings deur die Departement van Tegnologie met 'n aantal rolspelers betrokke by die opvoeding van ons jeug in wetenskap en tegnologie. “Ons is deel hiervan en sal amateurradio demonstreer op Saterdag 14 Mei in die nuwe wetenskapsentrum wat ingerig word in die Newtownse kultuurgebied in Johannesburg”, het Graham Hartlett, ZS6GJH, gesê.

Die doel van die Nasionale Wetenskapweek is om innovasie in wetenskap, ingenieurswese en tegnologie te vertoon, te vier en te inspireer. Daar sal verskeie aktiwiteite gedurende die week plaasvind wat belangstelling in wetenskap en tegnologie sal bevorder. “Die SARL sal 'n BHF- en UHF-stasie bedryf op die werklike plek waar uiteindelik 'n volledige uitstalling en stasie gebou sal word”, het Graham gesê.

“Ek moedig radioamateurs aan om met ZS6SRL kontak te maak en aan besoekers te demonstreer waarom amateurradio gaan.” “Dit is slegs die begin”, het Graham gesê. “Ons het uitgebreide planne vir die amateurradioafdeling in die wetenskapsentrum wat die opleiding van jong wetenskapkommunikeerders wat as gidse diens doen insluit ten einde gelisensieërde operateurs te word”.

FEDERALE AGENTE ARRESTEER BEWEERDE KALIFORNIIESE STEURDER

’n Beweerde veroorsaker van steurings op ’n herhaler in die Los Angeles-gebied, Jack Gerritsen, is vandag agter tralies en van die lug af. FBI spesiale agente het na ’n kriminele klagte op 4 Mei, vergesel van FCC-personeel van die FCC se veldkantoor in Los Angeles, vir Gerritsen, sonder voorval, op 5 Mei by sy huis in Bell, Californië, gearresteer. Daar is ook berig dat Federale agente op sy radiotoerusting beslag gelê het. (ARRL)

Dit is ook ’n misdryf hier by ons. Mag soiets tog nooit van Radioanmateurs in Suid-Afrika gehoor word nie.

VERSOEK AAN ALLE LEDE OM HUL E-POSADRESSE NA TE GAAN

Die SARL-kantoor gaan binnekort lidmaatskapfakture vir die jaar 2005/2006 uitstuur. Fakture sal per e-pos aan alle lede, wat geldige e-posadresse besit, uitgestuur word. Dit sal die SARL ’n aansienlike bedrag aan druk- en posgeld bespaar.

Alle lede word versoek om hul e-posadresse op die SARL-databasis na te gaan en seker te maak dat dit korrek is. Dit kan gedoen word deur op die SARL-webblad in te skakel by www.sarl.org.za en U inskrywing in die roepseinboek na te gaan. Verbeterings kan aan Vee by e-pos admin@sarl.org.za of per faks na 011 675 2793 gestuur word.

EKSAMENNOMMERS VIR DIE MEI 2005 RAE

Eksamennommers en sentruminligting van die kandidate vir die Mei 2005 RAE is reeds op die web van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za.

Volledige besonderhede sal binnekort aan alle kandidate gepos word.

HAMNETKOMMUNIKASIEOEFENING

’n Amptelike HAMNET-komunikasieoefening sal oor die naweek 13 - 15 Mei in die Kaapstad, Ceres, De Doorns Worcestergebied gehou word.

Verskeie rolspelers sal genooi word om deel te neem en die oefening so realisties moontlik te maak.

HF-frekwensies wat gebruik sal word is: 3,650 MHz, 3,695 MHz en 7,070 MHz LSB vir plaaslike bevel en beheer, terwyl 10,130 MHz en 14,225 MHz HSB gebruik sal word om moniteringaksie deur die Direkteur HAMNET in Johannesburg te bewewerkstellig. Bogenoemde frekwensies is almal ± QRM.

BHF-herhalerfrekwensies wat gebruik sal word is 145,650 (Hawaquas), 145,675 (Jonaskop), 145,775 (Tygerberg) asook 145,250 en 145,300 MHz simpleks.

OK's is welkom om die frekwensies te monitor, maar word versoek om die frekwensies oop te hou vir vinnige hantering van boodskappe.

'n Oriënteringskursus in rampverwante komunikasie begin op 13 Mei om 18:30, met komunikasieoefeninge wat die volgende dag begin waar studente die teorie in praktyk sal omsit. Die hoofbeheerstasie sal in Rawsonville gesetel wees , net buite die voorgeneme rampgebied.

HF E-POS IN DIE VSA

Bernard, ZS4BDK, het 'n interessante brief oor sy ervaring in die VSA gestuur en ek haal aan: "Gedurende my onlangse reis deur die VSA het ek dikwels nodig gehad om Internettoegang te hê vir die afstuur van e-pos. Gewoonweg sou dit geen probleem gewees het nie aangesien daar menige maniere is om daar op die Internet in te skakel. Telefoonmodems, kabelmodems, 802.11B Wifi toegangpunte, selfoondiensskakeling ens.

Om amateurradio-e-pos met die Winlink200 sisteem uit die boendoe te doen het ek onlangs 'n ouer, gebruikte Kamtronics Kam+ Hfmodem (TNC) vir slegs $130 aangeskaf (en dit was duur). Nuwe Pactor 2 of 3 TNC's verkoop vir omtrent $700 tot $1200 in die kleinhandel en is nie op die gebruikte mark beskikbaar nie. Hulle word ook slegs deur 'n Duitse maatskappy vervaardig, wat 'n monopolie op die gebied het.

Ek hoop dat die prys vir my gebruikte TNC goeie nuus is vir die armer matroos of woonwaentoesias met meer energie as geld.

Alhoewel die Kam+ slegs Pactor 1 ondersteun kan ek nogtans aan baie Winlink2000 PMBO's (Participating Mail Box Offices) hier in die VSA en die Karibiese eilande koppel, en my e-pos op hierdie manier stuur en ontvang.

Sekere PMBO's begin nou wegbeweeg van Pactor 1 en aanvaar Pactor 2/3 koppelings vir vinniger bedryf maar daar is nog wat die stadiger Pactor 1 aanvaar. Hierdie Pactor 2/3 TNC's is duur en eienaarshardeware wat amateurradio duurder maak en in teenstelling met die gees van amateurradio bots. Suiwer e-pos of kort lengtes ('n paragraaf of twee) is nog goed met Pactor 1, want baie wat die van die ou Kam TNC's gebruik maak kan nog hier rond gevind word.

Ek stuur en ontvang taamlike lang e-posboodskappe in slegs 30 sekondes of so. Goed genoeg as jy net e-pos en geen prente wil hê nie.

Ek het Windows Hyperterminal gebruik om my Kam+ op te stel en ek gebruik die Airmail3 e-poskliënt vir Winlink2000.

Laai slegs die GOES Color Infra Red satellietbeeld vanaf Airmail se katalogus. Groot lêer vir Pactor 1 (18 KB), het ongeveer 20 minute geneem oor 'n mooi, skoon HF ESB Pactor 1 verbinding aan Winlink PMBO wat ongeveer 1 000 myl weg op 20 m."

Bernard kan by zs4bdk@hotmail.com gekontak word deur diegene wat meer inligting verlang.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Kobus, ZS6KOB berig dat die afgelope week gekenmerk was deur redelike toestande wat gewissel het van redelik tot swak. Belangrik is die feit dat daar nog steeds dx te doen is. Binnelands was die 20m band by tye baie goed- veral in die Noord- Suid rigting. Die sonvlekgetal het verder tot 64,0 op Donderdag gestyg teenoor verlede week se 42,9. Die verwagting is dat dit nou sal begin daal met gevolglike swakker toestande. Aktiwiteite op die sonoppervlakte was laag- met slegs drie werklike aktiewe areas(Donderdag). Die verwagte gemiddelde sonvlekgetal vir Mei word op 22,0 geskat - teenoor verlede jaar se 43,8.
DAGBOEK VAN GEBEURE

Week beginnende 8 Mei - Kyk uit vir spesiale APRS-warmlugballonstasie, ZS6HOT; 13-15 Mei Hamnetkommunikasieoefening in die Wes-Kaap; 14 Mei - AMSATCOM 2005; 14 Mei - Kontak ZS6SRL by die wetenskapsentrum; 19 Mei - Radioamateurseksamen; 21 Mei - Oosrand jakkalsjag met groter pryse; 29 Mei - Presidentsnet en Integnet; 31 Mei - Sluitingsdatum vir deel 2 van die 2005 konstruksiekompetisie. 16 Junie - SARL-Jeugdag.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 SAT te luister na Amateur Radio Mirror International op 17 810, 7 205 en 7 082 kHz en op verskeie herhalers te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentek geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, enGeorge, ZS6NE, gelees is deur vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX